# KOUKUS VAN NP SNOER LEDE SE MONDE OOR HOEKVERSLAG

Die koukus van die Nasionale Party het besluit dat niemand oor die Hoek-verslag mag praat nie. Hierdie erkenning is verlede week deur die Vrystaatse leier aan die party en Minister van Openbare Werke, mnr. A.L. Schlebusch, op 'n vergadering naby Bloemfontein gemaak.

Mnr. Schlebusch is gevra na die ongerymdhede in die betaling van belasting deur sekere maatskappye van mnr. Harry Oppenheimer. Die vraesteller het spesifiek mnr. Schlebusch se aandag gevestig op die inligting wat hieroor in die Hoek-verslag verskyn en ook die inligting vervat in die Stock Exchange Year book van 1975.

Die vraesteller het aan mnr. Schlebusch gevra of hy bewus is van hierdie toestand. Mnr. Schlebusch het geantwoord dat hy nie daarvan kennis dra nie. Toe sy aandag gevestig is op die feite in die Hoek-verslag, het mnr. Schlebusch geantwoor dat die koukus van sy party besluit het dat niemand iets oor die Hoek-verslag mag sê nie.

Hierop wou die vraesteller nog 'n vraag na aanleiding van die saak stel, maar die voorsitter het tussenbeide getree en gesê die vraesteller probeer moeilikheid maak. Daarop het hy die saal verlaat.

In die Stock Exchange Yearbook van 1975 het die volgende feite aan die lig gekom in verband met sommige van die Oppenheimer-maatskappye:

- Anglo-American Corporation het slegs in een jaar in die tydperk 1970 tot 1974 meer as 10 persent belasting betaal. Op 'n wins van R83 miljoen in 1974 het hy minder as R5 miljoen belasting betaal — sowat 6 persent in plaas van die normale maatskappybelasting van 49 persent.
- Rand Selections het in geen enkele jaar van die tydperk 1970 tot 1974 eens 2 persent belasting betaal nie. In 1974 was sy wins R46 miljoen.

## VOLTOOI

Die Hoek-verslag is in 1968 voltooi, maar dit is nooit toegelaat om in wye kringe te versprei nie. Prof. Piet Hoek, onderbestuurder van Yskor, was die opsteller daarvan.

Hy het die ondersoek na mnr. Oppenheimer se geldmag in die sestigerjare in opdrag van wyle dr. H.F. Verwoerd onderneem. Die verslag is na dr. Verwoerd se dood voltooi.

Na verneem is, het mnr. Vorster later belangstelling vir die verslag voltooi. Verder is verneem dat genl. H.J. van den Bergh, hoof van Boss, die verslag laat vermenigvuldig het.

Toe daar in die 1970-verkiesing van die verslag gebruik gemaak is op 'n vergadering in Noord-Transvaal, is 'n hofbevel teen 'n Engelse Sondagkoerant gevra om die blad te verbied om enigiets daaroor te publiseer.

## DIE OORMATIGE KONSENTRASIE VAN KAPITAAL, PRODUKSIE EN MARK BINNE DIE INVLOEDSFEER VAN 'N ENKELBEHEERGROEP, SY MAG OM TE KAN BEPAAL WAAR 'N GROOT GEDEELTE VAN DIE BESKIKBARE KAPITAALFONDSE VAN DIE PRIVAATSEKTOR BELê SAL WORD EN DUS WAAR WERKVERSKAFFING SAL WEES EN NIE SAL WEES NIE, EN MOONTLIKE TEENMAATREëLS.

1. Die verhouding van Bantoes tot Blankes in die Republiek se Blanke stedelike en plattelandse gebiede is steeds besig om toe te neem, ten spyte daarvan dat ons beleid reeds geruime tyd was om die verhouding te verminder. Die oorsake vir die toename van Nie-Blanke bevolking in Blanke gebiede, is waarskynlik hoofsaaklik die volgende : -

(1) Die mag wat enkele beheergroepe, en in besonder die Anglo-American Corporation-maatskappyegroep (AAC-groep),[1] het om te besluit waar 'n groot gedeelte van die gemobiliseerde kapitaal van die privaatsektor belê sal word en wat grootliks die vloei bepaal van arbeid vir die skepping van nuwe instellings en vir die uitbreiding van bestaandes.

(2) Die feit dat die ontwikkeling van die Bantoetuislande tot dusver ontoereikend was om die nodige werkverskaffing aan hul addisionele toetreders tot die arbeidsmark te verskaf en ook nog Bantoes aan Blanke werksgebiede te onttrek en in diens te neem.

(3) Die gebrek aan voldoende uitvoering van ons beleid van nywerheidsvestiging naby die Bantoetuislande om ook sodoende Bantoe-arbeid in die Bantoetuislande te hou en uit die bestaande Blanke konsentrasiegebiede daarheen te trek.

(4) /..........

************************

1) " The Anglo American Corporation Group embraces a large number of investment, mining and industrial companies, in which it has shareholdings and which it administers. " (Anglo American Corporation of SA Limited se 49ste Jaarverslag van 1965, bladsy 47).

en

(b) Die beveiliging van ons sosiale beleid ten opsigte van die Bantoe en veral teen die invloede in dié verband, van finansiële magskonsentrasies.

3. (1) Bylaag I (van bladsy 37 tot 39 ) wat die tempo en omvang van die verswarting van ons Blanke gebiede aantoon, wys duidelik dat fabriekswese, konstruksie en landbou die werkverskaffers van die addisionele Nie-Blankes is.

Bylaag I toon dat 418,964 Nie-Blankes addisioneel tot die arbeidsmark toegetree het en dat 64,213 uit "dienste" ontlaai is, vir die tydperk 1960 tot 1965; gevolglik moes 483,177 in werk opgeneem word. Van die 483,177 Nie-Blankes is 32% in die landbou, 65% in fabriekswese en konstruksie en 3% deur mynwese in werk opgeneem.

Die beplande vraag na Nie-Blanke arbeid tot 1971, soos aangetoon in Bylaag I, perpetueer dié tendens, behalwe dat in die vooruitbeplanning "dienste", in teenstelling met die 1960/1965 tendens, as die grootste enkele werkverskaffer aangetoon word en mynwese as ontlaaiend.

3. (2) Die vraag na arbeid is noodwendig waar die werk is en wat fabriekswese, konstruksie en dienste aanbetref, is die werkverskaffing hoofsaaklik waar kapitaal in aktiwiteit belê word.

Deur 'n funksioneringswyse wat dit prakties onmoontlik maak om in die openbaar opgemerk en sonder omvattende gekoördineerde ondersoek blootgelê te word, het 'n groot kapitaal- en aktiwiteitsmagskonsentrasiegroep, by name die AAC-groep, soos hierin aangetoon sal word, in ons land 'n posisie verwerf waar dit meer as 900 maatskappye onder hul invloedsfeer betrek het wat van die grootstes in ons land insluit. Vir praktiese doeleindes het hierdie groep beheer verkry oor die mobilisasie van waarskynlik die grootste gedeelte van die privaatsektor se kapitaal en as gevolg daarvan die mag verkry het om te beslis waar daardie kapitaal belê sal word, met sy gevolglike invloed op die toestroming na en konsentrasie van Nie-Blankes in bepaalde gebiede. Waar fabriekswese en konstruksie so 'n groot rol in ons addisionele werkverskaffing en kapitaalbelegging speel (in teenstelling met mynwese), was dit slegs realisties in die funksionering van die AAC-

groep /.......

groep en as gevolg van hulle enorme jaarlikse vrykomende fondse, dat dié groep in die laaste paar jaar grootskaals toegetree het tot die terreine wat groot kapitaal-belegging verg, naamlik fabriekswese, konstruksie en dienste en wat, soos aangetoon, die arbeidstoestroming veroorsaak na waar die betrokke vestigings of uitbreidings plaasvind.

Indien hierdie groep, wat oor dié magsposisie beskik, soos aangetoon sal word, die Regering se beleid, wat met ons heterogene bevolking en die afsonderlike ontwikkeling daarvan so noodsaaklik is vir vreedsame, veilige, en gesonde ontwikkeling van alle bevolkingsgroepe, sou steun en doelbewus sou bevorder, sou desentralisasie van fabriekswese en gevolglik ook konstruksie en daarmee gepaardgaande dienste en veral vestiging daarvan naby die tuislande, 'n vanselfsprekende sukses gewees het met gevolglike grootskaalse werkverskaffing in sentra anders as die huidige Blanke stede wat almeer verswart. Die teendeel is egter duidelik gestel dat hulle nie die Regering se beleid positief steun nie, soos blyk uit mnr. Oppenheimer se stelling in sy voorsittersrede van 1964, naamlik : "Discrimination on grounds of race or colour is morally wrong and partition on grounds of race or colour is economically impossible."

Nie slegs die bekende politieke opvattings van die beheerders van AAC in Suidelike Afrika nie, maar ook die internasionale finansiële belange in sy aandelekapitaal wat ongetwyfeld beheerinvloede in AAC het, sal geen lojaliteit hê teenoor die belange van afsonderlike volkere in Suidelike Afrika nie; dit kan inteendeel verdere gevare inhou, veral as die optredes van internasionale banke en internasionale kapitaal in die geskiedenis in verband gebring word met rewolusies en onluste, byvoorbeeld die organisering en finansiering van die Russiese Rewolusie in 1917 [1] en waar dit in verband gebring word met die beheptheid van internasionale kapitaal met die uitwissing van nasionale grense en onderskeide. In kort, die internasionale kapitalis se filosofie laat nasies werk vir die internasionale kapitalisme - die filosofie van die nasionalis laat kapitaal vir die nasie werk.

4. Feite /.....

*********************

1) Toevallig dieselfde jaar waarin AAC in Suid-Afrika geregistreer is.

4. **Feite, Afleidings en Bevindings:**

Bylaag II, bladsy 40 tot 44 [illegible] gee 'n kort samevatting van AAC as enkelmaatskappy se batestruktuur en die finansiering daarvan, sy inkomste in 1965 en oor die 10 jaar 1956 tot 1965, die bronne van sy groei uit netto wins na dividende en na belasting en meer hoofsaaklik sy groei uit toename in markwaarde van genoteerde aandelebeleggings, daarbenewens ook die binnelandse en buitelandse verspreiding van AAC se aandelekapitaal en 'n aanduiding van die beheer oor hierdie maatskappy.

Uit aandeleregisters van AAC kan nie bepaal word wie uiteindelik effektiewe beheer oor hierdie maatskappy uitoefen nie en of sy beheer in Suid-Afrika of in die buiteland setel nie, omdat bykans 60% van sy aandele gehou word deur meer as 10,000 aandeelhouers wat elkeen minder as 50,000 aandele (0.4% of minder) besit waarvan 'n groot aantal ongeopenbaarde benoemdes is en omdat dit verder bekend is dat baie aandele gehou word deur pensioenfondse, assuransiemaatskappye en ander institusionele beleggers wat nie belang stel in beheer van die maatskappy nie, en gewoonlik stemvolmagte uitreik. Daarom sal effektiewe uiteindelike beheer berus in die hande van 'n paar persone hier, of in die buiteland, wat gevolmagtig word deur die grootste aandeelhouers, sonder om noodwendig die prinsipale se identiteit te openbaar. Die aard en omvang van en die begunstigdes onder die volmagte kan slegs bepaal word deur 'n inspeksie van die stemvolmagte by vergaderings terwyl nie-openbaarmaking van benoemdes in Artikels 27 en 24 van die Maatskappyewet verskans is. Verder is dit moontlik dat buitelandse aandeelhouers Suid-Afrikaanse adresse en benoemdes aangee sonder dat die identiteit van die effektiewe aandeelhouer aangetoon word, of dat aandeelhoudings in die naam van Suid-Afrikaansfunksionerende banke as benoemdes is terwyl dié banke in die buiteland beheer word.

Al is AAC as enkelmaatskappy indrukwekkend groot, soos Bylaag II aandui, is dit nie sy grootte of dié van hom en sy 14 filiale [1] nie, maar die omvang van die AAC-groep en die wyse van funksionering daarvan wat van soveel betekenis is.

Bylaag III /..........

************************

1) Verwys bladsy 45 van Bylaag III.

Bylaag III (bl. 45 tot 94) gee 'n uiteensetting van die name van 918 maatskappye waarin AAC of maatskappye deur hom geadministreer of maatskappye waarin hy belange het, aandelebeleggings het, ingedeel onder maatskappye wat hoofsaaklik die belange of beleggings het.

Bylaag III toon ook dat AAC se filiale (behalwe in die geval van African and European Investment Co. Ltd.) relatief onbelangrik in sy funksioneringswyse is; en dat AAC self, in baie van die maatskappye wat binne sy invloedsfeer is, geen aandele het nie. AAC se invloed geskied hoofsaaklik deur 'n aantal maatskappyé wat onder sy direkte administrasie is, maar wat op hulle beurt groot belange in ander maatskappye het waarvan sommige weer selfs groepe onder hulle beheer of invloedsfeer het: byvoorbeeld soos blyk uit Bylaag III het : -

African and European Investment Co. Ltd. direkte belange in
32 maatskappye .................. Bladsy 45 tot 47

Anglo American Investment Trust Ltd. in
8 maatskappye .................. Bladsy 48

New Central Witwatersrand Areas Ltd. in
19 maatskappye .................. Bladsy 48 tot 49

Orange Free State Investment Trust Ltd. in
10 maatskappye .................. Bladsy 49 tot 50

Rand Selection Corporation Limited in
110 maatskappye .................. Bladsy 50 tot 55

South African Townships Mining and Finance Corporation Ltd. in
21 maatskappye .................. Bladsy 55

The Vereeniging Estates Limited in
21 maatskappye .................. Bladsy 56 tot 57

Western Deep Levels Ltd. in
2 maatskappye .................. Bladsy 57

West Rand Investment Trust Ltd. in
16 maatskappye .................. Bladsy 57 tot 58

Zambian Anglo American Limited in
12 maatskappye .................. Bladsy 58

Anglo American Industrial Corp. Ltd. in
35 maatskappye .................. Bladsy 58 tot 69

Anglo /............

Anglo American Corporation Rhodesia Ltd. direkte belange in

5 maatskappye .................. Bladsy 69

Free State Geduld Mines, in

2 maatskappye .................. Bladsy 69

Mainstraat Beleggings (1965) Edms. Bpk. in

3 maatskappye .................. Bladsy 69

Wankie Colliery Co. Ltd. in

5 maatskappye .................. Bladsy 69

AAC het ook groot belange in en invloed oor 'n verdere aantal maatskappye deur medium van maatskappye wat nie onder AAC se direkte administrasie is nie wat ook op bogemelde patroon funksioneer; byvoorbeeld : -

Charter Consolidated Limited, met direkte belange in

29 maatskappye .................. Bladsy 71 tot 72

General Mining and Finance Corporation Limited ...... met direkte belange in

97 maatskappye .................. Bladsy 72 tot 80

Rand Mines Limited ....... met direkte belange in

89 maatskappye .................. Bladsy 80 tot 86

Die aantal maatskappye waarin die bogenoemde beleggingsmaatskappye direkte belange het, kan nie in alle gevalle 'n volledige weergawe wees van die belange van die beleggingsmaatskappye nie, omdat die maatskappye waarin direkte belange gehou word, op hulle beurt weer belange in ander maatskappye het en sulke belange dus ook indirek binne die invloedsfeer van die beleggingsmaatskappye betrek kan wees.

Die volgende tabel toon ook die indirekte belange : -

Aantal /..........

| | Aantal Maatskappye. |
|---|---|
| African and European Investment Co. Ltd. ...... | 580 |
| Anglo American Investment Trust Limited ...... | 63 |
| New Central Witwatersrand Areas Limited ...... | 33 |
| Orange Free State Investment Trust Limited .... | 52 |
| Rand Selection Corporation Limited ............ | 484 |
| South African Townships Mining and Finance Corporation Limited ............... | 3 |
| The Vereeniging Estates Limited .............. | 45 |
| West Rand Investment Trust Limited ........... | 2 |
| Zambian Anglo American Limited ............... | 5 |
| Anglo American Industrial Corporation Limited .. | 315 |
| Mainstraat Beleggings (1965) Edms. Beperk ..... | 8 |
| Wankie Colliery Company Limited .............. | 7 |
| General Mining and Finance Corporation Limited. | 556 |
| Rand Mines Limited ........................... | 132 |
| | 2285 |

Daarbenewens beheer AAC ook ander maatskappye blykbaar as gevolg van beheerooreenkomste waardeur hy die betrokke maatskappye administreer, direkteure en bestuur mag aanstel, of waarvolgens AAC spesiale dienste van sleutelbelang in beheer aan die maatskappye lewer. In hierdie gevalle kan beheer deur AAC sonder belegging van sy kant wees. Die resultaat is dat AAC met geringe eie belegging dus baie groot bedrae van die publiek se gemobiliseerde kapitaal beheer. Deur middel van die beleggingspraktyk van die AAC-groep se maatskappye, naamlik 'n aantal relatief klein beleggings in 'n bepaalde maatskappy, deur maatskappye van die groep, verkry die AAC-groep, as gevolg van die passiwiteit van die ander aandeelhouers en die verspreiding van die res van die aandeelhouding, effektiewe beheer oor die betrokke maatskappy. Verkryging van beheer deur middel van 'n groot enkele belegging deur 'n maatskappy binne die AAC-groep kan as die uitsondering beskou word.

As gevolg van hierdie funksioneringspatroon het die AAC-groep die karakter van 'n konglomerasie van groot en klein groepe binne die groep aangeneem en dit sou misleidend wees om die AAC te beskou as slegs 'n enkelmaatskappy wat op sy eie funksioneer.

'n Verdere aspek van die AAC groep se modus operandi, veral ten tye van die stigting van nuwe maatskappye, is om langtermynlenings tot die beskikking van sulke maatskappye te stel met die opsie om hulle in aandele te omskep, in plaas van aanvanklik in aandele van sodanige maatskappye te belê.

Met die AAC groep se aangetoonde modus operandi, as basis, kan die afleiding gemaak word dat die groep nie 'n belegging maak sonder 'n spesifieke doel voor oë nie en dat elke aanwending van fondse die bestaan van 'n vooropgesette beleid blootlê, wat ontwerp is om 'n beheerde aandeel in 'n mark te verseker, bo en behalwe die noodsaaklikheid vir hulle om te belê. Alhoewel die AAC-groep, volgens definisie beperk is tot maatskappye waarin die groep aandele hou en maatskappye wat deur die groep geadministreer word, is daar oor die 900 maatskappye onder sy invloedsfeer hoewel hulle nie almal direk deur die groep beheer of geadministreer of deur sy geadministreerde maatskappye geadministreer of beheer word nie.

Uit Bylaag III kan verder 'n spesifieke kommoditeits/aktiwiteits beleggingspatroon afgelei word, waarby 'n bepaalde geadministreerde maatskappy hoofsaaklik in 'n afgebakende veld belê, byvoorbeeld West Rand Investment Trust Limited in Transvaalse goudmyne, Orange Free State Investment Trust Limited in OVS goudmyne, Anglo American Investment Trust Limited in diamante, Vereeniging Estates Limited in steenkool, en Anglo American Industrial Corporation in die handel en nywerheid (insluitende die staalindustrie).

In Bylaag IV (bladsy 95 tot 128) .........is die bogenoemde 918 maatskappye waarin die groep belange het, volgens kommoditeite en aktiwiteite ingedeel; maatskappye wat binne die groep geadministreer word is met 'n sterretjie aangedui en beloop 130 in totaal wat AAC se filiale insluit; bladsy 95 tot 102 toon die name van 223 maatskappye waarvan die aktiwiteit in mynbou is, naamlik goud (67), steenkool (67), diamante (23), koper (13) ens. tot by platina en ander minerale.

Bladsy /.........

Bladsy 102 tot 105 .. verstrek die name van 119 maatskappye wat as finansierings- en beleggingsmaatskappye ingedeel is, die name van 15 bank- en trustmaatskappye verskyn op bladsy 106, en dié van eiendomsmaatskappye (35) op bladsy 106 tot 107, die van prospektering en ontwikkelingsmaatskappye (28) op bladsy 107 tot 108. Die name van 166 yster-, staal- en ingenieursmaatskappye strek vanaf bladsy 108 tot 113, sement (11) op bladsy 113, ..... chemie (15) op bladsy 113, .. gebou- konstruksie en verwante bedrywe (26) bladsy 113 tot 114, .. ander nywerheidsmaatskappye (192) bladsy 114 tot 120, landbou en bosbou (19) bladsy 120 .. en diverse maatskappye (85) op bladsy 120 tot 123.

Tot 'n paar jaar gelede het die AAC-groep hoofsaaklik in goud, diamante, koper, steenkool en plofstowwe belê, maar weens die toename in die groep se ontsettende jaarlikse vrykomende fondse, soos later hierin aangedui sal word, en die feit dat relatief klein addisionele kapitaalbeleggings in die ontginning van bogenoemde kommoditeite vereis word, het die AAC-groep hulself in die laaste paar jaar veral toegespits of fabriekswese, konstruksie en dergelike rigtings waarin veral groot kapitaalbelegging en uitbreiding plaasgevind het, en geprojekteer word om plaas te vind, en wat, soos reeds aangetoon, die groot addisionele werkverskaffers is. Vir hierdie doel is byvoorbeeld in September 1963 'n nuwe geadministreerde beleggingsmaatskappy, naamlik Anglo American Industrial Corporation Limited (AMIC) gestig wat hom grootliks toegespits het op die nywerheidsveld en wat tussen stigtingsdatum en 31 Desember 1965 reeds belange in 350 maatskappye het (bladsy 58 ....... van Bylaag III). Die AAC-groep se bedoelings in die nywerheidsveld is onder andere duidelik geformuleer in verskillende verklarings soos in Bylaag IV (bladsy 125 tot 127 uiteengesit is. As voorbeeld van die AAC-groep se posisie met betrekking tot 'n enkele kommoditeit naamlik staal, word die volgende feite verstrek :-

Uit 'n 80% monster, gelykstaande aan 122 [1)] groot staalverbruikers se aankope van Yskorstaal (slegs 62 van hulle koop 70% van Yskor se staalproduksie), het die staalaankope van 26 staalverbruikers waarin die AAC-groep belange het, 37% van die monster-tonnemaat verteenwoordig, of 30% van Yskor se totale staalproduksie.

In die lig /.........

.........................

1) Uit aansienlik meer as 3.000 staalverwerkende ondernemings.

In die lig van bogenoemde feite en weens die AAC-groep se beheer oor twee primêre yster- en staalprodusente naamlik Highveld Steel and Vanadium Corporation Limited en Scaw Metals Limited en indien die AAC-groep sou besluit om deur middel van hulle groot fondse wat jaarliks vir belegging vrykom, as 'n saak van beleid belange te verkry in sê 60 van Yskor se grootste klante oor 'n periode van sê 10 jaar kan dit moontlik gemaak word teen 'n koers van 6 per jaar wat 'n relatief geringe deel van sodanige fondse, volgens hul aangetoonde beleggingspatroon in Bylaag III, sou absorbeer.

Met planmatige uitbreiding het AAC sy mag gevestig en die grondslag vir verdere onbelemmerde uitbreiding daarvan gelê, omdat hy nie slegs beheer oor die produkte van die maatskappye in sy groep verkry het nie, maar ook vir daardie produkte 'n omvangryke mark verkry het deur die mark wesenlik uit te koop of deur ander beheerverkryging. Met aansienlike beheer oor produksie sowel as oor vraag, veral waar AAC as gevolg van sy funksioneringswyse en toespitsing op bepaalde sektore in wese 'n groot kartel is, bestaande uit verskeie afsonderlike kartelle, verkeer AAC in 'n bykans onaanvegbare posisie om konkurrente hulle markte of voorsiening prakties na willekeur te ontneem en deur hierdie ongelyke en onbillike "konkurrensie" privaatinisitief te vernietig en te verydel onder die vaandel van privaatinisiatief. Sy ekonomiese betekenis en mag het ook so sterk geword dat hy amper op enige terrein optredes en voorwaardes kan verkry wat vir hom gunstig is en wat tot "oorgawe" van ander lei.

As gevolg van die AAC-groep se besondere funksioneringswyse soos alreeds beskryf, sou die toepassing van die Monopoliewet ontoereikend wees en weens die onopsigtelikheid van die groep se funksioneringswyse, asook die feit dat voldoende gegewens nie beskikbaar is sonder groot, en sonder magte 'n amper onmoontlike ondersoek nie, het openbaarmaking deur middel van wetgewing noodsaaklik geword.

As gevolg van bogenoemde gevare en mnr. Oppenheimer se uitgesprokenheid dat sy groep internasionaal is, volgens 'n stelling in sy voorsittersrede van 1964, naamlik : - "We have become an international group called upon and prepared to work under widely different political and social conditions. As such we do not seek to influence political developments and are involved in them only to

the /.........

the extent that they impinge on our opportunities for economic development in the African Continent ..... ', en waar bogenoemde gevare so werklik en wesenlik en ernstig is, blyk dit redelik te wees om 'n saak uit te maak vir verpligte openbaarmaking van :

a) Die werklike eienaars van aandeelhoudings in sy uitgereikte aandele;

b) Beheerkontrakte;

c) Media waardeur beheer oor maatskappye uitgeoefen word;

d) Die totale effektiewe aandeelhouding deur elk van die afsonderlike maatskappye van die groep, in maatskappye wat deel van die groep vorm of wat buite die groep val maar wat wel as gevolg van aandeelhouding in sodanige maatskappye direk of indirek onder die groep se invloedsfeer is;

e) Buitelandse aandeelhouers (soos byvoorbeeld SICOVAM se aandeelhouding in AAC en De Beers);

f) Die prinsipale in gevalle van aandeelhouding deur benoemdes namens ander.

Die verpligte openbaarmaking moet natuurlik nie net vir die AAC-groep geld nie, maar moet ewewel nie van toepassing wees waar dit geen betekenis sal hê nie.

Sub-bylaag V(4) toon die vernaamste bronne wat vir die finansiële groei van 7 maatskappye binne die AAC-groep, met 'n relatief klein opbetaalde aandelekapitaal, verantwoordelik was. Algesien van hierdie bronne naamlik die appresiasie van aandelebeleggings asook die wins na betaling van belasting en dividende, bestaan daar nog 'n bron van finansiële groei, naamlik dividende ontvang en teruggehou waarop geen belasting betaal word nie. (Bylaag V bladsy 129 tot 143). Hierdie voorbeelde geld vir alle beleggingsmaatskappye van die AAC-groep en beklemtoon die onopsigtelikheid van die redes vir en bronne van hulle fenomenale groei en die sterk finansiële posisie waarin hulle verkeer. Dit sou nuttig gewees het om 'n volledige analise van die finansiële groei van al die maatskappye te kon

doen /.........

doen waarin lede van die groep wedersyds beleggings het, maar vir doeleindes waarvoor hierdie memorandum opgestel is, is daardie gegewens nie van veel belang nie; maar wat wel van groot belang is, is dat die beleggingsmaatskappye wat invloed het, die patroon openbaar wat in Sub-bylaag V(1) tot V(4) verskyn en die funksioneringswyse soos vooraf beskryf.

In die geval van Rand Selection Corporation was die appresiasie van sy aandelebeleggings byvoorbeeld R30.3 miljoen in een jaar (1961) waarskynlik hoofsaaklik as gevolg van die skielike daling in die markpryse van aandele weens die Sharpeville-toestand in 1960, waartydens aandele teen relatief lae markpryse opgekoop is en die markpryse van sodanige aandele daarna weer na normaal begin terugkeer het. Soos die Kommunisme onluste gebruik vir hulle voordeel, net so floreer internasionale kapitalisme (ook plaaslike grootkapitaal) op onluste, byvoorbeeld toe aandelepryse na die Sharpeville-gebeure laag gedaal het, het hierdie tipe beleggingsmaatskappye met groot likiede fondse, aandele op groot skaal, ver onder werklike waardes opgekoop (ten koste van die publiek) en in die twee jaar daarna honderde miljoene rand se appresiasie daarvan geniet toe die aandelepryse slegs na normaal teruggekeer het. Vir 'n paar maatskappye binne die AAC-groep het hierdie honderde miljoene rand toegeval ten koste van die publiek en onbelasbaar. Die finansiële bron is hierdie tipe maatskappye se grootste bron van groei. Sodanige beleggingsmetodes kan beskou word as van die nuwer en minder opsigtelike metodes van die mobilisasie van publieke kapitaal en waardeur die appresiasie nie die publiek nie, maar die beleggingsmaatskappye verryk sonder noodwendig waarde te skep; in die mate waarin waarde nie geskep word nie verarm dit die publiek.

Groot kontantfondse word vir hierdie en ander doeleindes deur maatskappye van die groep gehou soos in Sub-bylaag V(3) kolom (5) aangetoon. In 1965 het AAC en sy filiale byvoorbeeld oor R108.3 miljoen en Rand Selection oor R20.9 miljoen in kontantfondse beskik. Nieteenstaande die bestaan van groot kontantfondse van die AAC-groep, word buitelandse lenings deur hulle aangegaan, met die bedoeling, soos afgelei kan word, om van hulle buitelandse aandeelhouers se uiteindelike belange te versterk en om hulle likiditeit verder uit te brei vir die toepassing van hulle absorpsie-beleggingspatroon, selfs waar die Regering juis nou sodanige metodes wil teenwerk om die inflasionistiese toestand in die land te bestry.

Die /..................

Die immensiële groei van die groep, sowel as die groot kontantfondse waaroor hulle beskik, soos alreeds beskryf en die feite soos uiteengesit in Sub-bylaes V(1) tot V(4) kan grootliks toegeskryf word aan die leemtes in die huidige Belastingwet soos beskryf in Bylaag V (bladsy 129 tot 143).

Die belangrikste uitbreidingsmetodes van die AAC groep:

i) Een van die uitstaande uitbreidingsmetodes is nie soseer deur nuwe maatskappye te stig nie, maar om bestaande maatskappye onder hulle invloedsfeer te betrek, soos afgelei kan word uit sy beleggingspatroon in Bylaag III uiteengesit.

ii) Die omvang en tempo van absorpsie van maatskappye deur die beleggingspatroon wat deur die beleggingsmaatskappye van die AAC groep gevolg word, word vergemaklik deur die ontsettende likiditeit wat deur sodanige beleggingsmaatskappye gehandhaaf word. In hierdie proses van absorpsie van ander maatskappye word hulle nêrens geraak deur enige van die huidige beperkende monetêre maatreëls van die Staat nie, maar veral as gevolg van sulke maatreëls sal maatskappye, wat finansieel nie so sterk of likied is nie of wat baie uitbrei, maklik te vinde wees vir absorpsie deur maatskappye wat so likied is en dus vrygelik in hulle finansiële behoeftes kan voorsien, met die gepaardgaande groter mark en moontlik nuwe leweransiers tot hulle beskikking, asook gedeeltelike uitskakeling van sekere konkurrensie-faktore. Dus is die uitwerking van die hoë rentekoerse en kredietbeperkings, deur die Staat ingestel, in werklikheid in die guns van die AAC-groep, deurdat die maatreëls baie instellings wat nie onder AAC-invloed was/is nie, in verleentheid bring en AAC se absorpsieproses (inkoop in ander besighede in) vergemaklik en versnel.

iii) /..........

iii) Afgesien van die likiditeit wat die groep handhaaf en wat tot hulle beskikking is vir absorpsie en uitbreiding van maatskappye nie slegs vir hulself nie maar vir alle maatskappye onder hulle beheer of invloedsfeer, wat dus ook nie geraak word deur monetêre maatreëls deur die Staat nie, gebruik hulle ook die tegniek van "leningsrekeninge" waarvolgens maatskappye van die groep se ledige fondse na hulle toe kom; die beleggingsmaatskappye tree dus op soos in- en uitklaringsbanke sonder om onder die Bankwet te ressorteer.

iv) Nog 'n metode wat die AAC-groep kon toepas om maatskappye onder hulle beheer en invloedsfeer te betrek, anders as deur verkryging van 51% aandeelhouding, wat inteendeel ook minder kapitaalbelegging vereis, is, dat dit vir die groep slegs nodig sou wees om die belange van sekere sleutelfigure wat stemvolmagte, afkomstig van passiewe aandeelhouers, by vergaderings het, en tradisioneel beheer oor 'n maatskappy uitoefen, te bekom, wat dus as inskakeling liewer as uitskakeling beskou kan word.

v) Volgens die patroon van inskakeling van deur beleggingsmaatskappye onder die AAC-groep, soos aangetoon, word die totale bates en jaarlikse winste en kontantvloei uit vrykomende fondse onder die uiteindelike beheer geplaas van die sentrale beleggingsmaatskappye byvoorbeeld AMIC, WRITS, De Beers of Rand Mines wat op hulle beurt weer deur die AAC groep geadministreer word of waarin die groep 'n groot seggenskap het deur belegging of gemeenskaplike aandeelhouding (verwys na die aandeelhouding in AAC en De Beers, bladsy 12 tot 43 en bladsy 93 tot 94 en gevolglik kom daardie maatskappye dus onder die uiteindelike beheer van die beheerders van AAC wat, volgens vermoede, in die buiteland gesetel is.

Bylaag V/.........

Bylaag V, bladsy 129 tot 143, verstrek die feite wat aantoon hoe gering die belastingaanspreeklikheid van hierdie groot beleggingsmaatskappye is en verstrek die redes daarvoor en aanbevelings vir verwydering van die anomalieë in ons belastingpatroon.

Bevindings in hierdie verband is die volgende : -

i) Die aanname waarop artikel 10(1)(k)(i) van ons Belastingwet, wat sulke maatskappye se dividendinkomste vrystel van belasting, gebaseer is, word onjuis bewys deur die feite van hierdie maatskappye soos beskryf op bladsy 129 ........ in Bylaag V. Artikel 10 stel maatskappye vry van belasting op dividende ontvang op die aanname dat die dividende weer uitbetaal word en uiteindelik in die hande van individue belas gaan word. Hierdie tipe beleggingsmaatskappye soos AAC en AMIC, se inkomste is reeds uit beleggings wat hulle maak uit ander maatskappye.

Sub-bylaag V(2) bladsy 150 toon die volgende feite vir 10 maatskappye wat binne die AAC-groep geadministreer word, oor 'n tydperk van 10 jaar wat strek vanaf 1956 tot 1965 : -

a) Belasting betaal, uitgedruk as 'n persentasie van winste voor belasting, beloop slegs 5.4%.

b) 'n Bedrag van R92.4 miljoen (verskil tussen dividende ontvang en dividende uitgekeer), was nooit êrens aan belasting onderhewig nie. Verder is 'n gedeelte van dividende wat wel uitgekeer is, weer op hul beurt ook deur dergelike maatskappye ontvang, waar 'n deel daarvan op dieselfde patroon teruggehou is en dus ook nooit belas is nie.

ii) Met die /............

skappye vorm, soos beskryf op bladsy 132 tans nie aan belasting onderhewig nie.

iii) Die huidige belastingtarief vir maatskappye beloop ongeveer 40% (spaarheffing ingesluit) wat konstant bly ongeag die omvang van die belasbare inkomste. In teenstelling met die progressiewe belastingtariewe wat op individue van toepassing is en reeds die maksimum van 72.1/2% (spaarheffing ingesluit) bereik op 'n marginale inkomste bokant R18,000,00 (verwys Bylaag V bladsy 132).

iv) Ten opsigte van gerealiseerde en ongerealiseerde winste van die beleggingsmaatskappye wat op aandelebeleggings gemaak word en as sulks tans nie belasbaar is nie, geld die volgende :-

a) Gerealiseerde winste op aandelebeleggings ontstaan nie net deur beursverkope nie, maar hoofsaaklik waar een maatskappy, wat deel van 'n bepaalde groep maatskappye vorm, aandele deur hom gehou na 'n ander maatskappy binne dieselfde groep oorplaas teen markwaarde, in ruil vir kontant of lenings wat later kontant word: die winste word nie belas nie;

b) Ongerealiseerde winste op aandelebeleggings, as gevolg van die appresiasie van aandele, is die grootste enkele bron van deurlopende kapitaalgroei van die beleggingsmaatskappye, soos beskryf op bladsy 12 en in Sub-bylaag V(2) kolom (5) bladsy 140 word die netto stygING in die markwaarde van genoteerde aandele van 'n aantal maatskappye oor 'n periode van 10 jaar aangetoon. Die feit dat daar in sekere jare 'n daling in die markwaarde van genoteerde aandele was, doen geen afbreuk aan die

bevinding /......

bevinding nie, omdat daar uit aktiwiteit ook verliese gemaak word. Die aandelewinste is nie 'n geïsoleerde verskynsel nie, maar 'n deurlopende doelbewuste jaarlikse bron van groei, wat nie vir individue geld nie, asook nie vir maatskappye wat hulle groei uit aktiwiteit kry nie. Daarom behoort die aandelebeleggings van die maatskappye wie se sistematiese groei ook uit die appresiasie van aandelebeleggings ontstaan, as handelsvoorraad beskou te word, wat teen markpryse aan belasting onderhewig gemaak behoort te word. Dit sal nie geld in gevalle waar 'n maatskappy wat as enkel maatskappy 'n meerderheidsbelegging vir beheerdoeleindes in 'n ander maatskappy het nie, waar die appresiasie van sodanige aandele van belasting vrygestel behoort te wees.

By die toepassing van die Inkomstebelastingwet word presies die omgekeerde gedoen van wat logies gedoen behoort te word, want die individu wat 'n paar aandeletransaksies het, word volgens die diskresie van die Ontvanger van Inkomste, belas weens die sogenaamde "motief" om te spekuleer, in plaas van dat hy aangemoedig word om te belê, in teenstelling met maatskappye wat grootskaals aandeletransaksies deurlopend doen en vrygestel word van belasting.

Hierdie is twee enorme leemtes en foute in ons wetgewing.

v) Die /..............

v) Die tariel waarteen buitelandse aandeelhouers in Suid-Afrikaanse maatskappye belas word, is nieteenstaande 'n verhoging in die tariel met 7.1/2% na 15%, nog laag in vergelyking met die tariewe van toepassing in sekere lande byvoorbeeld België (35%) en die Verenigde Koningryk (41.25%) soos aangetoon in Bylaag V bladsy 141.

vi) Weens die feit dat die huidige stelsel van spaarheffings gekoppel is aan die belasting betaalbaar deur maatskappye en waar maatskappye relatief min belasting in verhouding tot hulle inkomste betaal, soos beskryf op bladsy 142, kan die stelsel nie baie effektief wees nie as die rede vir die instelling daarvan in gedagte gehou word, naamlik om fondse wat beskikbaar is vir belegging en verbruiksbesteding te verminder.

Bylaag VI (bladsy 162 tot 176.) bevat beredenerings en gevolgtrekkings met betrekking tot ontwikkeling van die Bantoetuislande, waarin tot die slotsom gekom word dat Blanke stemregdraende privaatkapitaal nie in die Bantoetuislande toegelaat behoort te word nie; dat groot Staats finansierings- en ontwikkelingskorporasies die funksie, ontwikkeling van die Bantoetuislande en gewese Protektorate asook ontwikkeling van randgebiede doelgerig behoort aan te pak (in plaas van BBK met betrekking tot laasgenoemde). Die bylaag verstrek ook aanduidings van moontlike bronne van finansiering en wyse van noodsaaklike gebruikmaking van Blanke ondernemerstalent vir dié doeleindes en van die basis waarop die Blanke uiteindelik onttrek kan word.

Die gewese Protektorate word in hierdie oorwegings betrek omdat die bevolkings van daardie gebiede op dieselfde wyse as die ander Bantoegebiede, bydra tot die verswarting van ons stede en platteland.

Vir voorkoming van verdere verswarting en 'n omkeer van die proses, nie alleen ten opsigte van ons stedelike gebiede nie, maar ook ten opsigte van ons platteland, is dit noodsaaklik dat nie slegs Bantoetuislande en gewese Protektorate vinnig vir werkverskaffing aan die Bantoe ontwikkel moet word nie, maar dat desentralisasie van nywerheid na randgebiede ook doelbewus deur Staatskorporasies aangepak moet word, benewens die aan bande lê van sekere ontwikkeling in Blanke stedelike gebiede.

Die oorwegende /.........

Die oorwegende toename in fabrieks- en konstruksie-aktiwiteit oor die afgelope 20 jaar was by wyse van uitbreiding van bestaande fabrieks- en konstruksie-instellings en nie deur die skepping van nuwe fabrieks- en konstruksie-instellings nie.

AAC-groep se groot toetrede tot hierdie twee gebiede (fabriekswese en konstruksie), veral sedert September 1963, toe AMIC gestig is, was dan ook hoofsaaklik by wyse van belegging in bestaande maatskappye deur beleggingsmaatskappye van AAC en daaropvolgende uitbouing van hulle aktiwiteite in die stedelike gebiede waar hulle reeds gevestig was

Fabriekswese en konstruksie en daarmee gepaardgaande dienste in ons stedelike gebiede, is amper die uitsluitlike werkverskaffers van die addisionele Nie-Blanke nuwe toetreders tot die arbeidsmark, die landbou uitgesluit.

Met AAC se groterwordende invloed, deur absorpsie en assimilasie van fabriekswese en konstruksie, die AAC-groep se groot likiditeit en sy beheer oor groot jaarliksvrykomende gemobiliseerde fondse van die privaatsektor, kan verwag word dat deur die AAC-groep se optrede in stedelike gebiede, oor die hele trefwydte van nywerheids-, konstruksie- en dienstegebiede, oor die hele trefwydte van nywerheids-, konstruksie- en diensteuitbreiding, die Bantoe in steeds groeiende verhoudings sal toestroom tot die gebiede van ons bestaande nywerheidsvestigings, tensy nuwe vestigings, maar veral uitbreidings, pertinent deur die Staat aan bande gelê word. Weens AAC se gevestigde belange en sy bekende en verklaarde beleid van anti-apartheid en pro-integrasie, is dit onder sy huidige omstandighede hoogs onwaarskynlik dat die AAC-groep uit eie beweging vrywilliglik sal desentraliseer; inteendeel, die waarskynlike is dat hulle dit sal weerstaan.

Dr. Diederichs het op 9 Februarie 1967 verklaar dat hoewel die vestiging van nuwe nywerhede in die randgebiede in sekere gevalle moontlik minder ekonomies mag wees as vestiging in Blanke stedelike gebiede, eersgenoemde nogtans die aangewese weg is omdat die sosiale koste van nywerhede in die stede hoër is as die ekonomiese koste van randgebiede; ook dat die Regering sodanige vestiging verkies bo ekonomiese welvaart, omdat dit 'n belangrike faktor in die volk se voortbestaan is.

Dit /..........

Dit blyk noodsaaklik te wees om die ontwikkeling en werkverskaffing van die land in sy geheel te sien (alle bevolkingsgroepe en landsgebiede) want wil ons dit slegs in wit RSA-gebiede hê, loop ons gevaar om te verswart en op die lang duur met ander rasse te integreer.

Verder kan uit die beheerpatroon en absorpsie-drang van die AAC-groep, soos reeds aangetoon, tot die gevolgtrekking gekom word dat die toelating van 'n groep soos hierdie tot die terreine van die ontwikkeling van die Bantoetuislande, daartoe kan lei en sonder teenmaatreëls daartoe sal lei, dat die totale ekonomie van die tuislande in so 'n groep se hande beland. Die ooglopende gevolge is duidelik, veral as gereken word dat die aangetoonde grootte van die groep se invloedsfeer bewerkstellig is onder toestande van sogenaamde "gelyke" kompetisie van groepe en mense buite hulle invloedsfeer.

5. Moontlike optredes tot regstelling:

Die omvangryke verspreidheid in 'n aantal maatskappye van substansie en gesaghebbende invloed in aantal kommoditeite en aktiwiteite, asook omvang van produksie, en die feit dat direksies en besture van die konstituerende maatskappye van die AAC-groep sò saamgestel sal wees dat die groep se sentrale beleid en mikpunte nooit in gevaar kom nie, het tot gevolg dat as die nasionale liggame van die bedryfstakke waarin die maatskappye van die AAC-groep funksioneer, standpunte ten opsigte van wesenlike beleidsaangeleenthede teenoor die Regering inneem, is dit in baie gevalle nie meer die kollektiewe stem van die georganiseerde, verantwoordelike, demokratiese nywerheidsinstellinge nie, maar die "stem" van die beheerders van die AAC-groep. Daarom vertolk dit meesal nie meer die kollektiewe vrye menings van die privaatsektor met betrekking tot hul eie en die land se belange nie, maar weens AAC se invloed oor maatskappye en kommoditeite, verneem die Regering in meeste gevalle slegs maar die opinie van die AAC-groep (aangebied as die opinie van bedryfsvertakkinge) met betrekking tot die internasionale belang en politieke sienswyses van die AAC internasionale groep.

Ry maar deur enige gebied van ons land - enige groot onderneming se naam sal feitlik sonder uitsondering in Bylaag IV verskyn.

Die /..............

Die onwenslikheid van die faktore wat aanleiding gegee het tot die totstandkoming van so 'n toestand en die onwenslikheid van só 'n toestand self, is nie meer iets (en was in werklikheid nooit) op die vlak van 'n (vir die doel) onbeholpe Monopoliewet nie - dit is op die vlak van wesenlike landspolitiek, veral in 'n tydvak van beheerde ekonomieë. Daarom moet effektiewe regstellingsmetodes, wat nie maklik te vinde is nie, nie slegs gesoek word in die verwydering van blatante anomalieë en diskriminasies nie, maar ook langs weë van doelgerigte politiek, om deur middel van beleidskepping en uitvoering, landsbelange eerste plek te besorg en te beveilig bo AAC-groepsbelang.

Die oplossing lê nie in optrede teen individuele maatskappye binne die AAC invloedsfeer nie (dit sou nie die probleem oplos om die Uniegebou op te blaas as 'n ander party ooit die Regering sou verower nie), inteendeel, hulle aandeelhouers is meesal ons publiek (wat self nie van AAC se magsoorwegende aandeelhouers is meesal ons publiek) wie se stemkrag verydel is deur die funksioneringspatroon van AAC. Verder is die maatskappye wat binne die AAC invloedsfeer val, só 'n wesenlike deel van landsekonomie en -welvaart dat geen oplossing aanneemlik kon wees wat die maatskappye as sodanig ernstig sou beskadig nie.

1. VERWYDERING VAN ANOMALIEË:

Sub-bylaag V(4)(bladsy 160..) toon dat AAC en 6 van sy geadministreerde beleggingsmaatskappye in 1963 'n finansiële groei (styging in nettowaarde) van R128.6 miljoen gehad het, met 'n gesamentlike aandelekapitaal daarteenoor van slegs R79.5 miljoen: hierdie groei was R105.2 miljoen uit styging in markwaarde van genoteerde beleggings (132% van aandelekapitaal) en slegs R23.4 miljoen uit wins na diwidende en belasting (29% van aandelekapitaal). Die 1963-patroon in hierdie verband is nie 'n geïsoleerde een nie, inteendeel, uit die voet van subbylaag V(4) sal blyk dat die feite vir 1962 en 1961 hierdie patroon aksentueer. Gedurende 1963 was die betrokke 7 maatskappye se totale waardegroei (voor dividende en belasting R179.4 miljoen. (R105.2 miljoen uit styging in markwaarde van genoteerde beleggings en R74.2 miljoen (Bylaag V(2) kolom (2)) uit kontantbeleggingsinkomste). Die inkomstebelasting wat hulle betaal het, was slegs R4.1 miljoen (Bylaag V(2) kolom (3)), dit wil sê 2.3% van totale netto-inkomste. Die posisie van dieselfde 7 maatskappye oor die 10 jare, 1956 tot 1965, opgesom uit sub-bylae V(2) en V(3), is dat hulle R1,122.1 miljoen nettowins gemaak het

(R562.9 /.........

(R562.9 miljoen uit styging in markwaarde van genoteerde beleggings en R559.2 miljoen uit kontantbeleggingsinkomste) hulle het R20.1 miljoen in belasting betaal, dit wil sê 2,6% van totale netto-inkomste. Anders gestel, van die kontantbeleggingsinkomste van R559.2 miljoen is R374.4 miljoen in dividende uitbetaal, dit wil sê op die oorblywende R184.8 miljoen, waarvan die grootste gedeelte onder 'n wanbegrip vrygestel is van belasting in terme van Artikel 10(1)(k)(ii) van die belastingwet, is slegs R20.1 miljoen belasting betaal, terwyl die hierbogenoemde R562.9 miljoen uit styging in markwaarde van genoteerde beleggings onbelas was.

Die groei van hierdie tipe beleggingsmaatskappy, hoofsaaklik uit toename in markwaarde van genoteerde beleggings, is deel van hulle funksioneringspatroon, inkomstepatroon en winspatroon; dit is nie in die aard van toevallige groei- toevallings nie. Nog minder vloei dit by enige enkele maatskappy uit noodsaaklikheid van daardie beleggings vir beheerdoeleindes, want laasgenoemde geskied by wyse van 'n groepfunksioneringspatroon en die beleggings van individuele maatskappye neem die karakter aan van handelsvoorraad, soos 'n boer se veestapel, wat ook lopende kontantinkomste gee en aanwas in waarde, beide belasbaar.

Die bogemelde syfers maak 'n bespotting nie slegs van ons belastingstelsel nie maar ook van die verouderde opvatting dat kapitaal ongereeld 1) gemobiliseer word slegs deur die uitgifte van aandele, obligasies of ander effekte, veral as die syfers in verband gebring word met die betrokke 7 maatskappye se groei van slegs R21.1 miljoen in aandelekapitaal oor die 10 jaar en die opportunistiese "beleggingsmetodes" wat op bladsy 14 en 15 van hierdie verslag beskryf is, waardeur hulle honderde miljoene rande "mobiliseer" en wat deur hul sukses aanleiding kan gee tot manipulasies. Wat van die bogemelde 7 beleggingsmaatskappye hierbo gesê is, geld vir alle beleggingsmaatskappye van hierdie aard.

Daarom kom dit uit die voorafgaande en uit die afleidings wat reeds vroeër in hierdie verslag gemaak is, wenslik voor dat : -

1) Alle dividendontvangstes deur maatskappye teen volle tariewe belas word, met moontlike uitsluiting alleen

van /..............

***************

1) In teenstelling met gereelde mobilisasie, soos publieke besparing deur premies aan versekeringsmaatskappye, bydraes tot pensioenfondse, ander besparingsvorme deur bouvenootskappe, banke, groei-

van die bedrae wat werklik in dividende herverklaar is, waarvoor 'n saak uitgemaak kan word dat ook op hierdie herverklaarde inkomste belasting gehef behoort te word teen 'n volle of 'n verminderde tarief;

2) Hierdie tipe beleggingsmaatskappye teen volle tariewe belas behoort te word op :-

a) Toename op markwaarde van genoteerde beleggings;

b) Appresiasies, deur omskepping van lenings in aandele; en

c) Wins met oorplasing van blokke aandele vanaf een maatskappye na 'n ander maatskappy binne dieselfde invloedsfeer;

3) 'n Belasting op onuitgekeerde winste heringestel word op publieke maatskappye. 'n verlaagde tarief op dividendontvangstes in die vorm van bonusaandele mag geregverdig wees om laasgenoemde soort dividenduitkering aan te moedig, ten einde die verhouding van uitgereikte aandelekapitaal tot totale nettowaarde gunstiger te maak en dus die aandele van hierdie maatskappye meer verhandelbaar en ook toeganklike sal maak vir die kleiner belegger. Die huidige belasting op bonusaandele in terme van nominale waarde is ook 'n leemte wat regstelling vereis;

4) 'n Progressief verhogende belastingtarief op maatskappye ingestel word, wat progressief styg na voorsiening vir 'n basiese opbrengs op opbetaalde aandelekapitaal (dit sal ook die uitwerking hê dat opbetaalde aandelekapitaal verhoog sal word, in verhouding tot netto-waardes); die voordeel van 'n onprogressiewe basiese tarief op "kapitaal" behoort ook aan individue vergun te word;

5) Die buitelandse aandeelhouersbelasting waarvan die tarief aansienlik ruimte laat vir verhoging, moontlik verder verhoog word;

6) /..............

